# Die Afrikaner ‘n Unieke Volk

**Wie is die Afrikaner**

**en**

**Waar kom hy vandaan?**

F. W. C. Neser, M.Sc.

Transkripsie van Kasset no. B950   16 Februarie 1988

Teksverse uit 1953 Vertaling

# Die Afrikaner 'n Unieke Volk


| | |
|---|---|
| Outeur: | F.W.C. Neser |
| Kopiereg: | F.W.C. Neser |
| Uitgewer: | F.W.C. Neser<br>Posbus 31571<br>Wonderboompoort<br>0033 |



| | |
|---|---|
| **Tel / Fax:** | **(012) 379-8954** |
| **E-pos:** | **Ekklesiakassetfonds.neser@gmail.com** |
| **Webtuiste:** | **www.israelmusthear.co.za** |
| **Kantoor ure:** | **Maandag tot Donderdag**<br>**9h00 – 12h00** |



| | |
|---|---|
| Drukker: | Minit Print Pretoria Noord |
| Tel: | 012 565 5288 |
| Fax: | 012 565 5289 |
| Epos: | info@minitprint.biz |

| | |
|---|---|
| Eerste druk: | 2009 |
| Tweede druk: | 2011 |
| Nuwe Druk: | 2013 |

| | |
|---|---|
| ISBN: | 1-919933-54-9 |

## Die Afrikaner 'n Unieke Volk.

"Maar die HERE het julle geneem en julle uit die yster-smeltoond, uit Egipte, uitgelei om sy erfvolk te wees soos dit vandag is" – (Deut. 4:20).

Ons lees ook: Deuteronómium 4:1-20; 33-40;

1 LUISTER dan nou, Israel, na die insettinge en die verordeninge wat ek julle leer om te doen, sodat julle mag lewe en inkom en die land wat die HERE, die God van julle vaders, aan julle sal gee, in besit mag neem.

2 Julle mag by die woord wat ek julle beveel, niks byvoeg nie, en julle mag daar niks van weglaat nie; sodat julle die gebooie van die HERE julle God mag onderhou, wat ek julle beveel.

3 Julle oë het gesien wat die HERE weens Baäl-Peor gedoen het; want al die manne wat agter Baäl-Peor aan geloop het, dié het die HERE jou God onder jou uit verdelg.

4 Julle daarenteen wat die HERE julle God aangehang het, is vandag nog almal in die lewe.

5 Kyk, ek het julle insettinge en verordeninge geleer soos die HERE my God my beveel het, om so te handel in die land waarheen julle gaan om dit in besit te neem.

6 Onderhou dit dan en doen dit; want dit is julle wysheid en julle verstand voor die oë van die volke wat al hierdie insettinge sal hoor en sê: Waarlik, hierdie groot nasie is 'n wyse en verstandige volk.

7 Want watter groot nasie het gode wat vir hulle so naby is soos die HERE onse God so dikwels as ons Hom aanroep ?

8 En watter groot nasie is daar wat sulke regverdige insettinge en verordeninge het soos hierdie hele wet wat ek julle vandag voorhou?

9 Neem jou net in ag en wees terdeë op jou hoede, dat jy die dinge nie vergeet wat jou oë gesien het nie, en dat hulle uit jou hart nie wyk al die dae van jou lewe nie; en jy moet dit aan jou kinders en jou kindskinders bekend maak:

10 die dag dat jy voor die aangesig van die HERE jou God by Horeb gestaan het, toe die HERE aan my gesê het: Vergader die volk vir My, en Ek sal hulle my woorde laat hoor, dat hulle

kan leer om My te vrees al die dae wat hulle op die aarde lewe, en dit aan hulle kinders kan leer.
11 Toe het julle nader gekom en onder aan die berg gaan staan; en die berg het met vuur gebrand tot in die middel van die hemel, met duisternis, wolke en wolkedonkerheid.
12 En die HERE het met julle uit die vuur gespreek; julle het ‘n stem van woorde gehoor, maar geen verskyning gesien nie - net ‘n stem was daar.
13 Toe het Hy aan julle sy verbond verkondig wat Hy julle beveel het om te doen, die tien woorde, en dit op twee kliptafels geskrywe.
14 Ook het die HERE my in dié tyd bevel gegee om julle die insettinge en verordeninge te leer, dat julle dit kan doen in die land waarheen julle oortrek om dit in besit te neem.
15 Neem julle dan terdeë in ag ter wille van julle siele - want julle het géén verskyning gesien op die dag dat die HERE by Horeb uit die vuur met julle gespreek het nie -
16 sodat julle nie verderflik handel deurdat julle vir julle ‘n gesnede beeld, ‘n gelykenis van enige afgodsbeeld, maak nie: ‘n afbeelding van man of vrou,
17 ‘n afbeelding van enige dier wat op die aarde is, ‘n afbeelding van enige gevleuelde voël wat in die lug vlieg,
18 ‘n afbeelding van enigiets wat op die aarde kruip, ‘n afbeelding van enige vis wat in die water onder die aarde is;
19 dat jy ook jou oë nie na die hemel opslaan, en as jy die son sien en die maan en die sterre, die hele leër van die hemel, jou laat verlei en voor hulle neerbuig en hulle dien nie - dinge wat die HERE jou God aan al die volke onder die hele hemel uitgedeel het.
20 Maar die HERE het julle geneem en julle uit die ystersmeltoond, uit Egipte, uitgelei om sy erfvolk te wees soos dit vandag is.

33 Het ‘n volk die stem van God uit die vuur hoor spreek, soos **jy** gehoor het, en in die lewe gebly?
34 Of het ‘n god probeer om vir hom ‘n nasie uit ‘n *ander* nasie te gaan neem deur versoekinge, deur tekens en wonders en deur oorlog en deur ‘n sterke hand en ‘n uitgestrekte arm en deur groot skrikwekkende dade soos die HERE julle God met julle voor jou oë in Egipte gedoen het?

35 Jy self het dit te sien gekry, dat jy kan weet dat die HERE God is; daar is geen ander buiten Hom nie.

36 Uit die hemel het Hy jou sy stem laat hoor om jou te onderrig; en op die aarde het Hy jou sy groot vuur laat sien, en jy het sy woorde uit die vuur gehoor.

37 En omdat Hy jou vaders liefgehad en hulle nageslag na hulle uitverkies het, en Hy self jou deur sy grote krag uit Egipte uitgelei het,

38 om nasies groter en magtiger as jy voor jou uit te verdrywe en jou in te bring om hulle land aan jou as erfenis te gee soos dit vandag is -

39 daarom moet jy vandag weet en ter harte neem dat die HERE God is, bo in die hemel en onder op die aarde; daar is geen ander nie.

40 En jy moet sy insettinge en sy gebooie hou wat ek jou vandag beveel, dat dit met jou en jou kinders ná jou goed mag gaan, en dat jy die dae mag verleng in die land wat die HERE jou God jou vir altyd sal gee.

Die Afrikanervolk is ’n unieke deel van hierdie volk wat God sy erfvolk noem. Mag die HERE genade gee dat u die implikasie, en dit wat daaruit voortvloei, sal besef. Wanneer hierdie stelling tot u deurdring sal dit ook die grootste ontdekking en gewaarwording in u lewe wees. U sal u erfenis, waar u vandaan kom, wie u is en waar u heengaan, onmiddellik besef.

Hierdie Volk is nie ‘n klomp weeskinders nie, en God sal nie sy volk laat mishandel nie. Daar is geen ander volk soos die Afrikanervolk nie. Dit sê ek nie om Afrikanertrots op te wek nie, sekerlik sal dit daaruit voortvloei, maar ek konstateer net ‘n feit. Ons eie geskiedenis is die bewys dat God die room van Wes-Europa, Duitsland, Noorweë, Swede, Engeland, Skotland en Frankryk geneem het, en in hierdie land kom vestig het. Die grootste gedeelte van die blanke bevolking van Suid-Afrika is dus hulle nakomelinge.
Het dit per toeval plaasgevind?
Nee!

Die Groot en Almagtige God doen nie net sommer dinge nie. Hy het ‘n Raadsplan en u en ek is deel daarvan.

Daar is egter ook magte in die onsienlike aan die werk wat ons oë verblind sodat ons hierdie dinge nie kan raaksien nie. Dit was nie maklik om deur al hierdie jare hierdie dinge aan God se volk te verkondig nie. Dit was moeite en arbeid en trane wat daarmee gepaard gegaan het, boeke wat geskrywe is, kassette wat gemaak is, reise wat onderneem is, en geloofstappe wat geneem moes word.

Ons het met die vyand van God se volk, die duiwel, te doen. Dit is hy wat in die duisternis werk en wat ook God se volk in die duisternis wil hou.

Die geskiedenis van hoe hierdie "volk" vanaf Wes-Europa na die suidpunt van Afrika oorgeplant is, is bekend. Net soos wat u, die Bybel met u verbeelding moet lees, so moet u ook u geskiedenis met u verbeelding lees. Geen skrywer kan die geskiedenis van die volksplanting van Jan van Riebeeck, sy stryd teen die Hottentotte en die woeste wildernis waarin hy voet aan wal gesit het, in die fynste besonderhede vir ons beskryf nie.

Ons blanke bevolking is vandag nog hier. Hulle het die volksplanting, die grensoorloë, die ongeregtigheid van vreemde oorheersing, die aanslae van barbare in die binneland, die Groot Trek, Bloedrivier, die verskillende anneksasies, die vryheidsoorloë, die Anglo-Boeroorlog, armoede, depressie, uitbuiting deur die geldmag, die breinspoeling van media magnate, tot vandag toe oorleef.

Dit alleen het alreeds 'n groot adel in die siel van ons Afrikanerdenke ingeplant, al is ons nog onkundig aangaande wie ons werklik is. Ons onkunde is egter 'n deel van Satan se set en patroon, aangesien hy nie wil hê dat ons moet weet wie ons is nie.

Hierdie Afrikanervolk het binne 'n kort rukkie sy eie taal ontwikkel. Wanneer die Afrikaner getel word onder die blanke bevolking van Suid-Afrika, is ons nie eers 2 miljoen nie. Nieteenstaande die feit dat ons omring en oorkoepel word deur die Engelse taal en kultuur, het ons in 'n wêreld van miljoene mense ons eie taal ontwikkel.

Ons bly lewe! Ons het 'n pragtige kultuur, poësie en prosa. Die kroon van alles is dat hierdie ou volkie sy eie Bybel in sy eie taal in 'n woeste vyandige wêreld het.

Die 1933 Afrikaanse Bybel is 'n goeie vertaling met hier en daar 'n paar foutjies wat geen wesentlike verskil maak nie. Ons moet net onthou dat die foute nie die basiese struktuur en waarheid van God

se woord verander nie. Ons Almagtige God het self daaroor gewaak. Ons het ons eie Bybel gelykstaande aan die beste in die hele wêreld.
Luister mooi, die Afrikaner is die sleutel tot die bestaan van die hele Westerse wêreld. U moet nie toelaat dat die duiwel vir u sê dit is te vergesog nie. Ook vra ek enigiemand om die feit te weerlê. Verdwyn of swig die Afrikaner, is daar vir Suid-Afrika en die Westerse beskawing geen hoop nie. Suid-Afrika sal in duie stort, en saam met hom die Westerse wêreld, as die Afrikaner ten gronde gaan.
Aangesien Suid-Afrika en die Midde-Ooste die twee ankerpunte, die twee strategiese punte van die hele wêreld is, wentel die stabiliteit van die wêreld rondom hierdie twee gebiede.
Dit is waarom die stryd vandag gaan: Die Midde-Ooste met sy olievelde waarsonder die wêreld nie meer sy wiele kan laat rol en sy masjiene kan laat draai nie, en Suid-Afrika weer, is ryk aan minerale en is strategies aan die Suidpunt van Afrika geleë.
Sonder Suid-Afrika stort die hele Westerse beskawing in duie, want dan word die een punt buite aksie gestel. Dit is baie belangrik om te weet indien ons dié aanslae uit alle oorde op die Afrikaner wil verstaan. Hierdie aanslae is soms met ruwe geweld, soos die van die terroriste, soms is dit met subtiele breinspoeling en indoktrinasie.
Wie is hierdie Afrikaner? Die mense wat hierheen gekom het, soos Jan van Riebeeck, het uit volle geloofsoortuiging gekom selfs met die Bybel in die hand. Holland self het pas uit haar vryheidstryd gekom. Hulle was die leier van die wêreld nasies van daardie tyd.
Met hulle koms hierheen is hulle later aangevul deur die Hugenote. Hulle was oortuigde, beginselvaste mense, wat bereid was om huis en haard op te offer terwille van hul geloof. So ook al die ander wat gekom het.
Ons voorouers kom dus uit Wes-Europa!
Maar waar kom húlle vandaan?
Ons moet dít weet, om onsself te ken.
Deur die genade van God en uit die lig van sy Woord wil ek vir u wys waar hulle oorspronklik vandaan kom, sodat u tot ‘n nuwe besef kan kom van wie ons, die Afrikaner, werklik is!
Hulle is niemand anders as die nakomelinge van die Verlore Tien Stamme van Israel nie! Wat deur die Assiriërs in ballingskap weggevoer is en geplaas is in die stede van die Meders; Halag en Habor.

As u na ‘n wêreldkaart kyk sal u sien dit is rondom die Swart en Kaspiese see.  Vandaar, met die verbrokkeling van die Assiriese Ryk, en later met die val van die Babiloniese Ryk en oorname deur die Perse, het hierdie Israeliete ontsnap.
Hierdie Tien Stamme is in ballingskap weggevoer omdat hulle God verlaat het en afgewyk het van die voorskrifte wat in ons gelese gedeelte genoem is.  Die HERE wou egter gehad het dat Israel Hom alleen moes dien, daarom het Hy hulle met ‘n magtige hand uit Egipte uitgelei.
Maar instede daarvan om die Lewende God te dien en sy verordeninge en insettinge te onderhou, het hulle agter ander gode van die nasies onder wie hulle inbeweeg het, aangeloop.  Die volk het oortree en God moes hulle straf deur hulle vir ‘n tyd te verlaat.
U kan in Konings en Kronieke lees van die afdwaling van God se volk.

Een van die baie bekende konings wat oor Israel regeer het, was Omri, die vader van Agab.  Omri moes ‘n baie populêre wêreldfiguur, en in ons moderne taal, ‘n absolute liberalis gewees het.  Hy het vreemde wette en gewoontes van die nasies rondom ingevoer.
Vandag is dit egter met ons ook die geval.  As ons die geskiedenis van Israel bestudeer en met ons s’n vergelyk, sal ons sien dat dit basies dieselfde is.
Op hierdie stadium was Israel as Omri, in die heidense wêreld bekend en veral onder die Assiriërs wat hulle oorrompel en in ballingskap weggevoer het.  Hulle was ook nie meer die “Huis van Israel” genoem nie, maar die “Huis van Omri”.  Dit is baie belangrik!
Na aanleiding van hierdie bogemelde gebeurtenis skryf die Assiriërs in hulle geskiedenisrolle, - - - -
(Wat tot ons beskikking in sommige biblioteke van die wêreld is).
- - - - - dat hulle die “Huis van Omri”, in ballingskap weggevoer het.
Omri het egter later sy verbuiging gekry, soos woorde en name soms hul verbuiging kry, na Khumri, toe Gomri, toe Kimri en nog later Kimerie.  Die geskiedenis se navorsers wat diep in die geskiedenis ingaan, sal hierdie woorde vind.
Niemand is egter bewus van die feit dat dit niemand anders as “Israel” is nie.  Volgens hierdie geskiedkundiges is dit ‘n nuwe nasie wat in die oer verlede as gevangenes van die Assiriërs op die toneel verskyn het.  So het die “Huis van Israel” uit die geskiedenisboeke

verdwyn, en word daar gepraat van die “Verlore Tien Stamme van Israel”.
Vandag sê baie teoloë dat ons nie weet wat van die tien stamme geword het nie. Hulle beweer dat hulle net eenvoudig onder die volkere verdwyn het. Maar dit kon nie gebeur nie, want nieteenstaande Israel se sondes en afdwalinge, het God met hulle ‘n ewige verbond gemaak.
Die tien stamme, met hulle nuwe name, het later met die verbrokkeling van die Assiriese en Babiloniese Ryke en ook na dit, die Persiese Ryk, uit hulle ballingskap ontsnap. Die hand van God was natuurlik gedurig op hulle, al was hulle nie daarvan bewus nie. God het met hulle ‘n **ewige afspraak** gehad.
Daar was by hulle net ‘n onverklaarbare drang om uit hulle gebiede van ballingskap in ‘n algemeen Noord-Weswaartse rigting te beweeg. Dit was hulle gebied wat God vir hulle vir die eindtyd bestem het. Daar sou hulle in die loop van die geskiedenis in die volkere van die Reformasie ontwikkel en die beskawing en die Christelike geloof na die vier hoeke van die aarde uitdra. Maar hulle sou onbewus van hulle identiteit bly tot reg aan die **einde**, dit is nou.
‘n Groot deel van hierdie volksverhuising was in volle swang ten tye van die geboorte van ons Here Jesus. Aan die begin van Sy bediening, sê Hy vir sy dissipels in:
Matthéüs 10:5-8;
5 Jesus het hierdie twaalf uitgestuur en hulle bevel gegee en gesê: Moenie gaan op pad na die heidene nie, en moenie ingaan in ‘n stad van die Samaritane nie;
6 maar gaan liewer na die verlore skape van die huis van Israel:
7 En gaan preek en sê: Die koninkryk van die hemele het naby gekom.
8 Maak siekes gesond, reinig melaatses, wek dooies op, dryf duiwels uit. Julle het dit verniet ontvang, verniet moet julle dit gee.

Hy sê dieselfde vir die Kananése vrou in: - - - - -
Matthéüs 15:24.
24 Maar Hy antwoord en sê: Ek is net gestuur na die verlore skape van die huis van Israel.
- - - - - wat in daardie tyd hul ballingskap begin ontvlug het.

Dit is wonderlik wanneer die toneel homself so begin ontvou, en ons al kan begin sien waar ons wortels as ‘n Afrikanervolk lê. Dit verklaar vir ons, ons Godsdienstige inslag wat ons so van die heidene rondom ons onderskei.

Hierdie “Verlore skape van Israel” het nie na die Ooste getrek nie, maar het Weswaarts beweeg. In min of meer hierdie selfde tyd, het ‘n sekere groep volkere, nadat hulle deur die Kaukasiese gebergte getrek het, hul verskyning vir die eerste keer in Wes-Europa gemaak.
Hulle staan vandag nog in die volkekunde en geskiedenis as die Kaukasiese ras bekend. Die nasies van Wes-Europa word nou die Kaukasiese ras genoem in teenstelling met die Neger nasies wat swart is en die Mongoolse nasies of rasse wat geel is.
Volgens Matthéüs 10, was dit na hierdie Kaukasiese ras wat Jesus sy apostels gestuur het. Dit was hulle wat die Christelike evangelie aangeneem het en ook later die Hervorming, toe Martin Luther in 1517 sy stellinge aan die kerkdeur van Wittenberg vasgespyker het.
Dit is duidelik dat hierdie Kaukasiese ras niemand anders was as die tien stamme nie.

Hoekom het daardie nasies die Hervorming aangeneem?
Hoekom het die Latynse nasies, groot dele van Frankryk, Griekeland, die hele Midde Ooste, dan nie die Hervorming aangeneem nie, maar aan die Rooms Katolieke geloof bly vashou?
Hierdie Hervormings nasies was die mees homogene groep van volkere in die hele wêreld. Hulle het as’t ware Wes-Europa binnegeval en begin ontwikkel in die moderne nasies waaruit ons kom. Wanneer u enige van hierdie suiwer Wes-Europese nasies, byvoorbeeld op die sportvelde sien, lyk hulle net soos ons Afrikanerseuns.
As u ‘n gemiddelde persoon van daardie nasies neem en hulle langs mekaar plaas, sal u nie kan sê wie is ‘n Skot of ‘n Engelsman of Duitser of Hollander nie.
Is dit nou toevallig?
Liewe leser, hierdie dinge is baie belangrik! Nou kan u sien waar kom hierdie volkere van Wes-Europa vandaan.
In Deuteronómium 4:20, het ons gelees wat die HERE vir Moses van hierdie Israel volk gesê het:

"Maar die HERE het julle geneem en julle uit die ystersmeltoond, uit Egipte, uitgelei om sy **erfvolk** te wees soos dit vandag is".

Hierdie erfvolk is nie die Jood of die Indiër of die Sjinees of die swarte nie! God sê vir hulle voorouers:

"Ek het julle uit Egipteland uitgelei om my erfvolk te wees, om aan My te behoort".

Geen ander groep volkere het die evangelie aangeneem, dit verkondig of daarvoor gesterf nie.

Gaan daar nie nou vir u 'n lig op nie?

Bring dit nie vir u tot die besef van u roeping, u verantwoordelikheid en van wie u is nie?

**Ons** is God se erfvolk, Hy het óns geroep om sy lof te verkondig en om sy Naam te verheerlik.

In Jesaja 43:21 sê God;

21 Die volk wat Ek vir My geformeer het, hulle sal my lof verkondig.

Watter volk op aarde het God se lof verkondig?

Nie die Jood nie!

Hulle het Jesus gekruisig en die wagte omgekoop om te sê dat sy dissipels sy liggaam kom steel het en dat Hy nie uit die dode opgestaan het nie. Van daardie dag af tot vandag toe, probeer die Jood nog altyd om die Christelike evangelie te vernietig.

Watter groep van volkere het die Bybel, Christelike lektuur en die Christelike evangelie na die wêreld gebring? Hierdie homogene volkere, en ons Afrikaners is van hulle nakomelinge.

In Jesaja 51:7 sê God vir hierdie volk;

7 Luister na My, julle wat die geregtigheid ken, volk in wie se hart my wet is! Wees nie bevrees vir die smaad van mense en skrik nie vir hulle skimptaal nie;

Ek weet ek sê 'n groot ding, maar daar is nie nog so 'n volk op aarde nie. 'n Geruime tyd terug het ek 'n onderhoud met 'n Kanadees oor die Afrikaner gevoer. Die kasset is in baie lande, onder andere, die VSA en Wes-Europa versprei. 'n Engelssprekende dame in ons land het ook na die kasset geluister en aan my 'n venynige brief geskryf en gesê dat ek die Afrikaner ophemel.

U kan egter self oordeel wanneer u Jesaja 51:7 lees.

Ek weet ons is ver van waar ons moet wees, maar ons is diep in ons wese die mees Godvresende volk in die hele wêreld. Dit is waarom

die Liberalis, Humanis en Kommunis ons so manipuleer, tot ook in die Kerk. Hulle probeer met alle geweld ‘n skuldkompleks op ons laai, omdat ons nie met die swartes wil assimileer en aanbid nie.
Hoe baie Afrikaners kom ek teë, wanneer ek hulle hierdie waarheid vertel, wat sê hoe dankbaar hulle is om dit te hoor. Hulle gaan kerktoe omdat hulle die Bybel eerbiedig en God vrees, maar dan word daar aan hulle deur die predikers gesê dat hulle saam met die anderskleuriges moet aanbid. Die Skrifte wat aangehaal word, word uit hulle verband geruk. Daar was egter nog altyd diep in hulle harte iets wat vir hulle gesê het, dit is nie reg nie. Dit sal so wees, omdat God se wet in hulle harte geskryf is.
Die dinge wat vir u gesê word is nie reg nie!
Skrifte word verdraai, God se volk se leiers het verleiers geword en ken nie meer God se Woord nie.
In die diepste van elke Afrikaner se wese voel hy iets is nie reg nie, maar hy weet nie wat nie. Dit is waarom God my gelei het om, voor ek nog in die bediening was, (hierdie afgelope, meer as 30 jaar) hierdie waarheid te verkondig.

Ons beskik oor ‘n literatuurkamer met al my geskrifte wat tot u beskikking is, asook kassette en video’s met meer as ‘n 1,000 titels waarin God my gelei het om aan my Afrikanervolk te wys wie hulle is.

Onthou my onderwerp: - “Die Afrikaner ‘n unieke volk”.
U het alreeds Deuteronómium 4:20 gelees.

Kom ons vergelyk Joël 3:2;

> sal Ek al die nasies versamel en hulle na die dal van Jósafat laat aftrek om daar met hulle ‘n strafgerig te hou terwille van my volk en my erfdeel Israel wat hulle onder die nasies verstrooi het, en my land wat hulle verdeel het.

God sê dit van geen ander volk nie.
Hy noem geen ander volk “Sy erfdeel” nie, net vir Israel.
Ons is húlle nakomelinge en God se erfvolk.
Lees Amos 3:2;

> Julle alleen het Ek geken uit al die geslagte van die aarde; dáárom sal Ek by julle besoeking doen oor al julle ongeregtighede.

“Julle alleen het Ek geken”, dit is ‘n belangrike punt.
Dit is waarom God ons tugtig.

Ek het nou onlangs ‘n Boodskap in Bloemfontein oor die strafgerigte van God gebring. Ek deel met u daarin hoe God sy verbond met Israel gemaak het, en hoe Hy vir hulle lieflike en pragtige beloftes gegee het, as hulle Hom sou gehoorsaam. Daarteenoor het Hy vir hulle al die strawwe opgenoem indien hulle ongehoorsaam sou wees.

‘n Ouer straf slegs sy eie kind. Hy het vir sy kind reëls neergelê en indien die kind dit nie nakom nie en teen hom rebelleer, sal die ouer hom straf. Wanneer ‘n ander kind by jou kind kom speel en hy oortree, kan jy hom vermaan, maar nie straf nie. Dit is egter wat ons Hemelse Vader ook besig is om met ons te doen.

God straf ons juis omdat ons sy volk is!

In Deuteronómium 7:6-8, praat God met ons voorouers, nl. Israel:

6 Want jy is ‘n volk heilig aan die HERE jou God - - - - - .

Enige teoloog of prediker sal vir u sê dat “heilig” apart beteken, dus kan ons hier lees:

6 Want jy is ‘n aparte volk aan die HERE jou God, jou het die HERE, jou God uitverkies om uit al die volke wat op die aarde is, sy eiendomsvolk te wees.

Is dit nie wonderlik nie?

7 Die HERE het ‘n welgevalle aan julle gehad en julle uitverkies, nie omdat julle meer was as al die ander volke nie, want julle was die geringste van al die volke.

8 Maar omdat die HERE julle liefgehad en die eed gehou het wat Hy vir julle vaders gesweer het, het die HERE julle met ‘n sterke hand uitgelei en jou uit die slawehuis, uit die hand van Farao, die koning van Egipte, verlos.

Hierdie uitverkiesing is die ware verkiesing van ‘n volk, “sy erfvolk”.

Lees ook Jeremia 31:9, 20; (bestel hierdie kasset en bepeins dit).

9 Hulle sal kom met geween, en met smekinge sal Ek hulle lei; Ek sal hulle bring by waterstrome, op ‘n gelyk pad waarop hulle nie sal struikel nie; want Ek is vir Israel, - - - -

Luister liewe leser!

- - - - vir Israel ‘n Vader, en Efraim is my eersgeborene.

20 Is Efraim vir My ‘n dierbare seun of ‘n troetelkind? Want so dikwels as Ek teen hom spreek, dink Ek nog altyd aan hom; daarom is my ingewande oor hom in beroering; Ek sal My sekerlik oor hom ontferm, spreek die HERE.

Wanneer u die Bybel ondersoek, sal u sien dat die HERE altyd die naam Efraim as verteenwoordigend van die hele Israel gebruik. Ons

het ‘n ongehoorsame volk geword, daarom is God se ingewande ook oor ons in beroering.
Elke ouer kan getuig, wanneer hy sy kind tugtig, dat hy baie seerder kry as die kind self. ‘n Ware ouer tugtig uit beginsel en dit maak seer, nie uit woede om af te koel nie, maar om die kind reg te leer. So is die HERE ook besig om ons te leer en daar is nog baie wat ons moet deurmaak, maar Prys die Here! ons is sy erfdeel en Hy het belowe Hy sal ons nooit begewe of verlaat nie.
Jeremia 31:35-37 lui so;

35 So sê die HERE wat die son gee tot ‘n lig oordag, die ordeninge van die maan en van die sterre tot ‘n lig in die nag; wat die see in beroering bring, sodat sy golwe bruis, HERE van die leërskare is sy Naam:

36 As hierdie verordeninge voor my aangesig sal wyk, spreek die HERE, dan sal die nageslag van Israel ook ophou om ‘n volk te wees voor my aangesig vir altyd.

37 So sê die HERE: As die hemele daarbo gemeet en die fondamente van die aarde daaronder nagespeur kan word, dan sal Ek ook die hele nageslag van Israel verwerp weens alles wat hulle gedoen het, spreek die HERE.

By implikasie, daardie hemelliggame van vers 37, sal nooit verdwyn nie, daarom sal ons nooit ophou om ‘n volk voor God te wees nie. Dit is ons waarborg. Die Afrikaner is ‘n unieke volk. Liewe leser, hierdie waarheid verander ‘n mens. Jou uitkyk op jouself, jou volk, jou toekoms. ‘n Mens ontvang ‘n opdrag om te staan, en as dit nodig is, te sterwe vir hierdie saak, **want ons is God se erfvolk.**
Exodus 4.22;

Dan moet jy vir Farao sê: So spreek die HERE: My eersgebore seun is Israel.

Die HERE praat hier van ons!
Geen wonder nie dat die duiwel in die prediking en politiek so klem lê op: sonder ras, sonder kleur, almal saam, naasteliefde, naasbestaan, mekaar leer ken en verstaan, saam skoolgaan, saam kerktoe gaan, dan sal die botsings en wrywings uitgeskakel word.
Nee liewe leser, dan is daar eers konflik. God sal dan ook genoodsaak wees om sy strawwe te vermeerder. Ons moet ontwaak, tot waaragtige bekering kom, dan sal God se strawwe oor die volk ophou. Ons moet ons predikante, pastore en teoloë wat valshede verkondig repudieer en onsself **as volk** aan God wy.

Wanneer ons hierdie dinge doen, sal God ons weer vul met sy Heilige Gees, ons sal in die krag van God kan opstaan soos ‘n Moses, Elía, Jeremia, Johannes die Doper van ouds, wat met die vinger van God gestaan en gesê het: “So spreek die HERE”. Dan sal ons moeilikhede ophou.
Liewe leser, ons het ‘n geweldige uitdaging wat voor ons lê. Mag God ons genadig wees. Ons is God se uitverkorenes! Daar is pragtige en wonderlike Skrifte wat dit kan staaf. Wanneer u hulle ondersoek sal u sien dat dit nie die gereddes of gelowiges is nie, maar God se Israel Volk, waarvan ons ‘n deel is, wat die uitverkorenes is.
Ons is uitverkies om God se diensvolk te wees, om sy lof te verkondig en om sy Naam te verheerlik.
Lees Romeine 4:13;

> Want die belofte dat hy erfgenaam van die wêreld sou wees, het Abraham of sy nageslag nie deur die wet verkry nie, maar deur die geregtigheid van die geloof.

Abraham en ons is erfgename van die wêreld.
Satan haat ons daarvoor en wil dit verhoed.

Ek het vroeër gesê, val die blanke, dan val Suid-Afrika, en die Kommunis oorstroom die aarde en die evangelie word uitgedoof. Satan probeer ons dus op twee maniere vernietig, deur brute geweld of deur verbastering of albei.
Ons belewe hierdie tye op die oomblik, want die doel is dat ons, ons identiteit moet verloor, sodat ons nie meer deel is van God se volk nie. Dan is ons basters en nie meer Israeliete nie!
U **moet** weet wie u is en God se waarborge vir u toe eien.
God sê:

> “Want Ek, die HERE, het nie verander nie; daarom is julle, kinders van Jakob, nie verteer nie” - Maleági 3:6.

> Want Ek het ‘n verbond gemaak, ‘n ewige onherroeplike verbond, ‘n onvoorwaardelike verbond, en sekerlik sal Ek dit vervul wat Ek belowe het, al moet Ek as gevolg van julle eie hardkoppigheid en ongehoorsaamheid en ongelowigheid julle strafgerigte self dra. Maar Ek sal julle anderkant gesuiwer, geheilig en gereinig laat uitkom. En Ek sal My doel met julle bereik. Ek sal nog hierdie aarde regeer deur my volk Israel,

> met my Seun Jesus self op die troon van Sy vader Dawid, om hierdie wêreld terug te lei na harmonie met God en na wat Adam in die paradys agtergelaat en verloor het.

Daarom, mede-Afrikaner, dit is u grootste oomblik:
Ken u identiteit,
Ken u God,
Ken u Verlosser.
God seën u en God gee u ‘n gelowige en toegeneë hart in Jesus Naam!

Hierdie is ‘n transkripsie van ‘n toespraak, deur Pastoor F.W.C. Neser gemaak in die stadsaal van De Aar, op Dinsdag 16 Februarie 1988.

## Iets oor die Skrywer

F.W.C. Neser is as wetenskaplike opgelei maar is ŉ toegewyde Christen vanaf sy kinderjare. Vir hom is die Bybel die Woord van God vanaf Génesis tot Openbaring.

Reeds vroeg in sy lewe was hy daarvan oortuig dat die mens self daarvoor verantwoordelik is dat daar oorloë, depressies, hongersnood, droogtes, siektes en ellende op aarde is.

Hy het gesien dat God sy volmaakte Wet aan sy volk Israel gegee het, en aan hulle gesê het dat as hulle daarvolgens sou lewe, daar nie een van hierdie rampe sou wees nie; en ook dat Israel as God se Demonstrasie Volk op aarde is. Dit was egter vir hom duidelik dat hierdie volk nie die Jood of die Kerk is of kan wees nie. Mettertyd het hy tot sy groot blydskap ontdek dat die Angel-Saksies, Keltiese en Germaanse nasies inderdaad die nakomelinge van die Huis van Israel is.

By die Wederkoms van Christus (op hande) sal hierdie nasies tot ŉ ware wedergeboorte kom, met die Heilige Gees vervul word en met Jesus die Christus as hul Heer en Koning hierdie wêreld teruglei na volkome harmonie met God.

Met die oog daarop dat die Bybelse boodskap aangaande Israel uitgedra moet word aan al die nakomelinge van die Huis van Israel, het F.W.C. Neser die onderstaande werke tot stand gebring sodat:

**ISRAEL KAN HOOR!**

**Pastor F.W.C. Neser het die volgende boeke geskryf:**

**Hierdie boeke is beskikbaar by: Ekklesia Kassetfonds Trust, Groblerstraat 1402, Mountain View, Pretoria, 0082**

| No | Titel |
|---|---|
| 1 | Die Afrikaner -- 'n Unieke Volk |
| 2 | Ander Evangelie |
| 3 | Segregasie -- Wat sê die Skrif? |
| 4 | Die Bedienings Gawes van Jesus Christus |
| 5 | Die Bybel is Waar |
| 6 | Christendom en Kommunisme |
| 7 | Die Boek van Daniël |
| 8 | Daniël se 70ste Week |
| 9 | Die Derde dag Opstanding van Christus |
| 10 | Deur Lyding na Volmaaktheid |
| 11 | Die Brief van die Apostel Paulus aan die Efésiërs |
| 12 | Die Bybel Voorspel Atoomoorlog |
| 13 | Die Doop, in watter Naam (pamflet) |
| 14 | Die Duiwel |
| 15 | Engele – 'n Volledige studie |
| 16 | Die Fondament van die Christelike Lewe |
| 17 | Die Gawes van die Heilige Gees |
| 18 | God se Groot Week |
| 19 | Goddelike Genesing |
| 20 | Die Profeet Hoséa |
| 21 | In die Oppersaal |
| 22 | Insig in die Verlede en die Hede bring Uitsig op die Toekoms |
| 23 | Israel in die Nuwe Testament |
| 24 | Die Israelwaarheid - TV Onderhoud |
| 25 | Die Boek van Jesaja |
| 26 | Jesus van Nasaret |
| 27 | Die Boek van Joël |
| 28 | Die Kerk van Rome en die Mens van Sonde |
| 29 | Krag van die dwaling |
| 30 | Die Kruis |
| 31 | Moses en sy "Kusitiese" Vrou |

| No | Titel |
| --- | --- |
| 32 | Mure van Jerusalem |
| 33 | Na die Dood – Wat Dan? |
| 34 | Die Name van God |
| 35 | Die Nuwe Hemel en die Nuwe Aarde – ‘n Volledige Studie |
| 36 | Die Boek van Openbaring |
| 37 | Die Openbaringe van die Apostel Paulus |
| 38 | Die Opraping – ‘n Volledige studie |
| 39 | Die Brief aan die Romeine |
| 40 | Rusland in Profesie |
| 41 | Die Sabbat |
| 42 | Die Slang van Génesis 3 |
| 43 | Sommige Aspekte van die Werk van die Heilige Gees |
| 44 | Tempel van God |
| 45 | Terwille van die Engele |
| 46 | Troos troos my Volk sê julle God |
| 47 | Die Twee Sade op Aarde. |
| 48 | Die Tyd van die Heiden |
| 49 | Verblinding van Sinne |
| 50 | Die Groot Verdrukking – ‘n Volledige studie |
| 51 | Die Verlore Tien Stamme van Israel Deel 1 |
| 52 | Die Verlore Tien Stamme van Israel |
| 53 | Versterk mekaar in ‘n tyd soos hierdie |
| 54 | Die Vrug van die Heilige Gees |
| 55 | Waar het Kain sy Vrou Gekry? |
| 56 | Waarom die Bybel die Eet van Varkvleis Verbied |
| 57 | Wat die Bybel ons Leer Aangaande die Heilige Gees |
| 58 | Wat die Bybel ons Leer Aangaande die Mens |
| 59 | Wat die Bybel ons Leer Aangaande God |
| 60 | Die Wederkoms van Christus  ‘n Volledige Studie |
| 61 | Wêreldgebeure |
| 62 | Die Wet van die Here |
| 63 | Wie is my Naaste? |
| 64 | Wie was Hulle? |

**Nuwe Afrikanse boeke:**

| No | Title |
|---|---|
| 65 | Hoe sal ons ontvlug |
| 66 | Wat ek vrees kom oor my |
| 67 | Laat U wil geskied |
| 68 | Die Arsenale van God |
| 69 | Die kinders van God |
| 70 | Noag die Opregte |
| 71 | Ken U Vyand |
| 72 | Die Groot Opdrag |
| 73 | Die Wonderlike Wêreld van Môre |
| 74 | Die Volk en Verootmoediging |
| 75 | Die Troon van Dawid |
| 76 | Die Huidige Wêreldstelsel |
| 77 | Galásiërs 3 |
| 78 | Uitlander en Vreemdeling / Griek of Jood |
| 79 | Pas Op Waak en Bid |
| 80 | Ellendige en Armoedige Volk |
| 81 | Die Betekenis van Ons Tyd |
| 82 | Wat is die Toekoms vir Suid Afrika? |
| 83 | Die Dag van die HERE |
| 84 | Na die Dag van die HERE |
| 85 | Die Nuwe Verbond en die Bruilof van die Lam |
| 86 | Jesus se Bybel |
| 87 | Gebed die Vergete Geheim |
| 88 | Spore van God se Volk |

**English Books available**

| No | Title |
|---|---|
| 1 | After Death What Then? |
| 2 | Segregation – What saith the Scripture? |
| 3 | The Bible Predicts "Atomic War" |
| 4 | The Book of Joël |
| 5 | The Book of Revelation |
| 6 | Christianity and Communism |
| 7 | Daniel's 70$^{th}$ week |

| No | Title |
|---|---|
| 8 | The Great Tribulation – A Complete Study |
| 9 | The Israel Truth  T.V. Interview |
| 10 | The Lost Ten Tribes of Israel Part 1 |
| 11 | The Lost Ten Tribes of Israel |
| 12 | The New Heavens and the New Earth – A Complete Study |
| 13 | The Origin, History and Destiny of the White Race |
| 14 | The Past the Present and the Future in the Light of Scripture |
| 15 | The Rapture – A Complete Study |
| 16 | Russia in Prophecy |
| 17 | The Serpent of Genesis 3 |
| 18 | Why the Bible Prohibits Pork |
| 19 | World Affairs |

**New English additions:**

| No | Title |
|---|---|
| 20 | Sons of God |
| 21 | The Two Seeds Upon Earth |
| 22 | The Bible is True |
| 23 | Noah the Man Without Blemish |
| 24 | Israel in the New Testament |
| 25 | Moses and his Cushite wife |
| 26 | Unpublished writings 1953 |
| 27 | The Wonderful World of Tomorrow |
| 28 | The Book of Isaiah |
| 29 | Who is Thy Neighbour? |
| 30 | The Book of Romans |
| 31 | The Afrikaner a Unique Nation |
| 32 | The Book of Hosea |
| 33 | The Law of the Lord |
| 34 | Flying Saucers |
| 35 | The Book of Daniel |
| 36 | The Names of GOD |
| 37 | The Sabbath |
| 38 | Angels – A Complete Study |
| 39 | Second Coming of Christ – A Complete Study |

**Naslaan Biblioteek:**

Boeke oor verskillende onderwerpe is beskikbaar.

**CD's and DVD's**

Daar is 3000 CD's en 350 DVD's beskikbaar waarop Pastor F.W.C. Neser's se boodskappe vasgelê is.

**Website** Besoek ons webtuiste : **www.israelmusthear.co.za** waar al die leringe, preke en boeke gratis afgelaai kan word.

**E-mail address**: ekklesiakassetfonds.neser@gmail.com

**Eksterne Hardeskywe – 1 terrabyte**
Ons sal al die preke, leringe, dvds en boeke vir u gratis aflaai op u eie hardeskryf. U is net verantwoordelik om dit by die kantoor te kry en weer te kom kry as ons klaar is.

Donasies vir die diens is welkom.